# Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Volksrust

(Wakkerstroom)



1861—1941




deur Prof. Dr. S. P. ENGELBRECHT

# Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Volksrust

## (Wakkerstroom)

## 1861—1941






deur Prof. Dr. S. P. ENGELBRECHT

*Blyf, o God! in onze dagen*
*Voortgaan met uw heerlijk werk;*
*Doe ons moedig steenen dragen*
*Tot den opbouw uwer Kerk.*
*Geef ons met een rein vertrouwen*
*Op een vasten grond te bouwen;*
*Niet van eigen doen en kracht,*
*Slechts van U zij 't heil verwacht!*

Bennink Jansonius.

# Volksrust (Wakkerstroom)
## 1861 — 1941



DS. D. VAN DER HOFF.

**'n Wyk van Potchefstroom.**

Die bewoning van Transvaal deur die witmense het teen die einde van 1836 en die begin van 1837 'n aanvang geneem. Die trek van Trichardt en Van Rensburg word buite rekening gelaat, want dit het nie 'n blywende kolonisering ten gevolge gehad nie. Eers is plase langs die Suikerboschrand en die Suidelike dele van die teenswoordige distrik Potchefstroom geokkupeer, en daarna in die Magaliesbergse wêreld tot aan die Marico, en toe die streke van Ohrigstad, Zoutpansberg en Waterberg. Die dele van die latere distrik Wakkerstroom het vir 'n tyd lank oop bly lê en die mense het dit alleen maar deur hulle togte na Natal geken. Hulle het daarvan gepraat as van die Draakberge of die Versamelberge.

Omstreeks die jare 1853 en 1854 het dit anders begin word. Daar het toe verskillende families van die Witberge uit die Vrystaat na die Versamelberge getrek. Die bekendstes onder hulle was die families Stoop, Struwig, Van Reede van Oudshoorn en Van der Scheyf. Op kerklik gebied was hulle van alle

hulp verstoke, en dit was vir hulle dan ook 'n oorsaak van groot vreugde toe Ds. Dirk van der Hoff hulle in 1854 van uit Potchefstroom 'n besoek gebring het, vergesel van ouderling F. G. Wolmarans, en op 9 en 10 Desember op die Draakberge kerk gehou het. By die geleentheid is daar verskillende kinders gedoop en nuwe lidmate aangeneem. Hulle name is in die registers van die Ned. Hervormde Gemeente van Potchefstroom ingeskryf. Ds. Van der Hoff het ook 'n ouderling laat kies, en wel die heer C. J. v. d. Merwe. Later is W. P. van Reede van Oudshoorn as tweede ouderling bygevoeg. Die eerste diakens was Pieter Stoop, Hendrik Jansen van Rensburg, J. L. Opperman en Ph. Minnaar. Die Versamelberge het 'n wyk van die Gemeente van Potchefstroom uitgemaak, maar deur die ver afstande het hierdie kerkraadslede nooit 'n kerkraadsvergadering in Potchefstroom bygewoon nie.

Ds. Van der Hoff het die Versamelberge verskillende kere besoek, soos in April 1856, Oktober 1856, November 1858 en April 1860. Die reis met die ossewa vanaf Potchefstroom het met baie moeilikhede gepaard gegaan en die opofferings was groot. Die land was vol wilde diere en dit is bekend dat tot in die jare sewentig die leeus in die teenswoordige distrik Standerton nog mense gevang het. So iets as paaie was daar nie. Die ossewaens het baie in die Hoëveldse turfvlaktes vasgeval en die vol riviere het baiekeer oponthoud veroorsaak. En tog, ds. Van der Hoff het volhard, en sy arbeid is heerlik bekroon. Dit is alleen diep te betreur dat die ou Republiek in die jare van sy bestaan sowel kerklik as op staatkundig gebied so baie teenwerking ondervind het, veral deur die Afrikaners uit die Kaapkolonie. Dit was ook op die Versamelberge die geval. Na die anneksasie van Natal deur Engeland is in die jare 1847 en 1848 gepoog om in die Noorde van Natal, aan Kliprivier, nog 'n soort vrye Republiek staande te hou. Dit moes as vanself op 'n mislukking uitloop. In 1854 het hierdie mense grond van Panda geruil en 'n nuwe nedersetting gevorm met die naam van Utrecht. Maar in plaas van aansluiting by die Zuid-Afrikaanse Republiek te soek, wou hulle liewer apart staan. Hulle wou selfs nie met die Republiek saamwerk nie, maar het 'n soort van opposisiegees aangewakker, ook op kerklik gebied.

Utrecht was egter self nie 'n Republiek nie, want elke behoorlike staatsvorm het ontbreek. Op kerklik gebied was hulle net so wederstrewig, en hulle het hul meer georiënteer na die Kerk in die Engelse Kolonie Natal, dan na die Kerk in die Republiek, en in 1854 het Dr. H. E. Faure van Pietermaritzburg die kerklike Gemeente van Utrecht georganiseer en dit in verband

geplaas met die Ned. Gereformeerde Gemeentes van Natal. Utrecht het dus op staatkundig, sowel as op kerklik gebied los van die Zuid-Afrikaansche Republiek gestaan. Die familie Uys, afstammelinge van die bekende patriargale figuur uit die dae van die Groot Trek, Jacobus Uys, het egter nie by die klompie isolasie-soekende mense van Utrecht gestaan nie. Hulle het hul by die bewoners van die Versamelberge gevoeg wat onder die Regering van die Republiek en onder die Kerk van die Republiek wou val.

## 'n Selfstandige Gemeente. Ds. D. van der Hoff die eerste konsulent.

In die ou dae, toe die Hervormde Kerk nog die Staatskerk was, het die stigting van 'n afsonderlike gemeente vrywel outomaties op die formasie van 'n nuwe distrik gevolg. Dit was 'n staande reël dat elke distrik 'n kerklike gemeente bevat het. Soiets as lynkwessies tussen die verskillende gemeentes het daar nie bestaan nie, en ook nie soiets as 'n lyn-plaas nie, want die distriksgrense was terselfdertyd ook die gemeentelike grense.

Die Regering het al in 1856 probeer om die Versamelberge tot 'n afsonderlike distrik te vorm. Hierdie distrik sou dan ook die Utrechtse distrik ingesluit het en die nuwe dorp, die hoofplaas van die distrik, het die naam Dordrecht gekry, genoem na die stad in Holland waar ds. Van der Hoff gebore is. Die bekende J. C. Steyn van Potchefstroom is as landdros aangestel. Die opposisie van die kant van Utrecht was egter van so'n aard dat hierdie planne nie deurgevoer is nie. Die Volksraad het in September 1859 deurgetas en die Versamelberge sonder Utrecht, wat buitekant die Republiek bly staan het, tot 'n selfstandige distrik verklaar. Die naam van die distrik sou Wakkerstroom wees. Dirk Uys (Swart Dirk) moes die dorp uitmeet. Hy het moeite gedoen om dit Uysenburg te laat noem, maar die Volksraad het dit die naam Martinus Wesselstroom gegee, na die toenmalige Staatspresident.

Die kerklike gemeente is eers in April 1861 gestig. Dit is nie bekend waarom dit nie reeds met die besoek van ds. Van der Hoff in April 1860 plaasgevind het nie. Die kerkraad wat met die stigting van die gemeente gekies is, het bestaan uit Pieter Johannes Stoop, Dirk Cornelis (swart Dirk) Uys ouderlinge, en J. L. Opperman, Gerrit Viljoen, Gideon Visage en Wynand Pretorius diakens. Die twee ouderlinge was twee kopstukke van groot formaat onder die mense van daardie dae, en hulle het

hulle deel ryklik bygedra tot die vooruitgang van die gemeente. Pieter Johannes Stoop is op 14 Julie 1816 in die Kaapkolonie gebore. Sy vader, Leendert Gerhardus Stoop was 'n Hollander, geboortig uit Amsterdam. Hy was van 'n deftige familie waarvan sommige tot die adelstand behoort het. Die Stoops was onder die eerste intrekkers wat hulle aan die Versamelberge gevestig is. Die eerste plaas wat in daardie streek aangeteken is, was die plaas Weltevreden van Albertus Abraham Stoop, 'n jongere broer van Pieter Johannes Stoop. Laasgenoemde het ouderling gebly tot 6 Oktober 1876, toe hy weens swak oë moes bedank. Hy met sy hele geslag was altyd troue Hervormdes. Op 19 Augustus 1897 is hy oorlede. Dirk Cornelis Uys is op 4 Februarie 1814 in die distrik Uytenhage gebore. Hy was 'n seun van die patriargale Jacobus Johannes Uys aan wie die Engelse setlaars in Grahamstad 'n Bybel oorhandig het. Hy het aan die slag van Bloedrivier deelgeneem. Aan Kerk en Staat het hy belangrike dienste bewys. Hy het verskillende male die gemeente as ouderling gedien, en in die dae van die sogenaamde kerkvereniging het hy alles in sy vermoë gedoen om die gemeente van ondergang te red. Op 22 Oktober 1910 is hy oorlede.

Die kerkraad het die organisasie van die gemeente kragtig aangepak, en daarmee die behartiging van die geestelike belange. Op 2 Desember 1861 is die volgende belangrike besluit geneem :

1. Op den eersten Zondag van elke maand zal elke ouderling met een of meer diakenen een godsdienstoefening voor de gemeente houden.
2. Die leiding van de godsdienstoefening is opgedragen aan den ouderling, bij afwesigheid van dezen aan den diaken.
3. Daarbij zal in acht genomen worden het lezen van de 10 geboden, het gebruik van een kapittel uit den Bijbel en 't gebruik van Psalmen en Gezangen.
4. De godsdienstoefening zal gehouden worden voor de middag.
5. De tusschentijd of overige tijd zal besteed worden aan catechisatie met jonge menschen, waarbij de tegenwoordigheid van ouderen van jaren zeer nuttig zijn zal.
6. Ook kan men zich bovendien stichtelijk bezig houden met afwisseling Psalm of Gezangverzen te zingen.

7. De gebeden bij de godsdienstoefening worden gegedaan door ouderlingen en kerkeraden, maar kunnen ook gedaan worden door leden der gemeente, welke de kerkeraad daartoe geschikt oordeelt.
De tijd van elke godsdienstoefening van het begin tot het einde zal niet langer duren dan een en een half uur.

9. De gemeente zal daarbij toegesproken worden met ernst der bijbelsche waarheden en uitspraken, maar ook met de lankmoedigheid die 't Evangelie voorschrijft.

Op dieselfde vergadering is ook besluit om 'n kerk te bou. 'n Boukommissie te benoem waarvan Dirk Uys die voorsitter was en wat verder bestaan het uit veldkornet J. C. van der Scheyf, P. J. Joubert (die latere Kommandantgeneraal) en R. Visage. Hierdie kerkgebou is op eenvoudige wyse opgetrek. Dit is nie op die kerkplein gebou nie, maar op die pastorie erf met die bedoeling om dit later as pastorie te kon gebruik. In die kerkraadsvergadering van Oktober 1869 het daar 'n groot verontwaardiging geheers omdat daar 'n „schandelijk misbruik van dit kerkgebouw" gemaak was, deurdat twee maande tevore, waarskynlik met 'n kapok, mense hulle vee in die gebou laat slaap het. Hierdie „schandelijk misbruik" het bygedra om die kerkraad te laat voel dat die kerk tog wel baie eenvoudig was en daar is toe besluit „tot de oprigting van een betamend kerkgebouw." As boukommissie hiervaar is benoem P. J. Joubert, A. A. O'Reilly, P. van Rensburg, F. J. van Rensburg en B. Uys.

Die kerkraad het ook nog op 21 Mei 1866 'n beroep uitgebring op ds. G. van Niekerk, predikant te Hoopstad in die Kaapkolonie. Hy het egter bedank.

Ds. Van der Hoff het met sy jaarlikse besoek dit gewoonlik so gereel dat hy 'n paar Sondae by die gemeente was. Hy het dan so ver as moontlik huisbesoek gedoen en op verskillende plekke in die distrik kerkgehou. So ver as nagegaan kan word was die kerkplekke behalwe op die dorp ook nog die plase Weltevreden van A. A. Stoop, Streepfontein van C. J. Stoop, Rusthoek, Rustfontein van P. J. Joubert.

Wakkerstroom het na aan Utrecht gelê waar ds. F. Lion Cachet hom gevestig het teenoor die Hervormde Kerk, die Kerk van die land. Van hier het hy 'n veldtog van skeuring op kerklik gebied begin. Dit spreek vanself dat Wakkerstroom die eerste aan die beurt was, maar merkwaardig genoeg, hier het hy nie

die minste sukses gehad. Die eerste spore vind ons in Julie 1864 toe die kerkraad dit noodsaaklik gevind het om 'n spesiale vergadering te hou, hoewel die konsulent nie aanwesig was nie. Daar was moeilikheid met die landdros, L. P. Badenhorst. Hy was van die familie Badenhorst van Hartebeestfontein in die distrik Potchefstroom, en wat reeds jare te vore deur ds. Van Velden van Winburg teen ds. Van der Hoff en die Hervormde Kerk opgestook was. Hulle het toe op Hartebeestfontein op sektariese wyse geleef, d.w.s. sonder 'n georganiseerde gemeente en sonder enige kerkverband. Predikante uit die Vrystaat het daar onder hulle kom kerkhou. Ampsdraers het hulle nie gehad nie. Die Wakkerstroomse landdros, L. P. Badenhorst het moeilikheid met die kerkraad gehad. Hulle het toe, soos gesê, in Julie 1864 bymekaar gekom om die moeilikheid te bespreek, maar Badenhorst wou hulle nie ontmoet nie omdat twee diakens, G. J. Viljoen en G. J. Visage, volgens hom „onwaardig" was. Drie weke later het die kerkraad weer 'n poging gedoen om Badenhorst te ontmoet maar hy het weer geweier om op te daag. Daar was egter nou 'n brief van ds. Cachet. Die kerkraad het toe niks gedoen nie, ook nie in verband met die brief van ds. Cachet nie, want 'n paar weke later, op 22 en 23 Oktober, sou dit nagmaal wees en dan sou die konsulent, ds. Van der Hoff ook daar wees. Badenhorst is egter in die tussentyd oorlede en ds. Cachet het nou 'n ander agent gekry om die gemeente te versteur. Ds. Van der Hoff is toe deur 'n paar mense, met ds. Cachet op die onsigbare agtergrond, van onregsinnigheid in een van sy preke beskuldig.[1]) Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het grondig op die saak ingegaan en bevind dat die beskuldiging vals was. As daar sprake van onregsinnigheid was — dit het gegaan oor die oorblyfsels van die beeld Gods in die gevalle mens — dan was dit aan die kant van die beskuldigers. Ds. Cachet het toe probeer om saam met hierdie beskuldigers waarby die twee genoemde volgens die oorlede landdros Badenhorst, „onwaardige" diakens Viljoen en Visage hulle ook gevoeg het, 'n kerkraad van 'n nie bestaande Ned. Geref. Gemeente van Wakkerstroom in die lewe te roep. Dit het egter nie geluk nie want die gemeente het solied by ds. Van der Hoff gestaan en selfs die hoëre kerkbestuur versoek om hom as konsulent te bly behou. Dit het tussen die beskuldigers en ds. Cachet ook nie geharmonieer nie. Volgens hom was daar te veel „vreemd vuur" op die altaar, en hulle het toe maar 'n Independente groep gevorm.

---

[1]) Die hele episode is uitvoerig beskryf in die Almanak van die Ned. Herv. Kerk, 1941. bls. 85-102.

### Die konsulentskap van ds. N. J. van Warmelo.

Ds. Van der Hoff het tot in 1870 konsulent gebly toe hy deur ds. N. J. van Warmelo vervang is wat in 1868 predikant van Heidelberg geword is en dus 'n hele end nader aan Wakkerstroom was. Die eerste kerkviering onder leiding van die nuwe konsulent het in Oktober 1870 plaasgevind. Hy het by die geleentheid drie Sondae agtermekaar in die gemeente deurgebring. Dit was vir hom makliker omdat Heidelberg baie nader aan Wakkerstroom was dan dit met Potchefstroom die geval was. Ook was die werkkring van ds. Van der Hoff veel uitgestrekter dan die van ds. Van Warmelo. In die kerkraad is nou selfs die verlange uitgespreek om die konsulent voortaan met kar en perde op Heidelberg te gaan haal en terug te bring. Ds. Van der Hoff moes altyd met 'n ossewa van Potchefstroom na Wakkerstroom gaan, want die perdesiekte was veels te gevaarlik om die lang afstand met perde af te lê.

Die kerkgebou was nog altyd taamlik primitief: sonder preekstoel en sonder konsistoriekamer. Daar is toe besluit om 'n verbetering hierin aan te bring, en met die kerkviering in Februarie 1873 is die nuwe preekstoel en konsistoriekamer in gebruik geneem.

Die behoefte is hoe langer hoe meer gevoel aan 'n vaste kerkplek in die westelike deel van die gemeente, in die teenswoordige distrik Volksrust. Die ou kern van die gemeente het eintlik daar gewoon, soos die families Stoop, Van Rensburg, Struwig en andere, en vanaf die jaar 1854 toe ds. Van der Hoff die gemeente vir die eerste keer besoek het, is in daardie deel gereeld kerkgehou as die konsulent in die gemeente was. Die kerkraad het dan ook op 22 Februarie 1873 aan Zandspruit 'n stuk grond in sy besit gehad wat vir 'n bedrag van £170 gekoop is. Die bedoeling was om daar 'n kerk te bou en die plek as 'n kerkdorp uit te gee met die naam Burgershoop, na die toenmalige Staatspresident T. F. Burgers. Op 27 April is besluit om met die kerkbou te begin, en reeds twaalf dae later, op 9 Mei, is die hoeksteen gelê, so haastig was hulle. Maar tog lyk dit of die gebou nooit voltooi is nie. Die eerste vaste predikant, ds. D. P. Ackerman, het sy aandag meer aan die opbou van Wakkerstroom geskenk.

Die gemeente het meer en meer gegroei, veral omdat daar in die loop van die jare altyd nuwe families ingetrek het. Die behoefte aan 'n vaste predikant het dan ook steeds groter geword. Ds. Van Warmelo het in 1873 aan die hand gegee om iemand uit Holland te beroep. Hy sou in daardie jaar sy familie

aldaar gaan besoek, en het aangebied om dan vir die gemeente 'n predikant te soek. Dit het egter op 'n teleurstelling uitgeloop. Ds. F. Lion Cachet, die ou vyand van die Hervormde Kerk, het in daardie dae in Holland gewoon, en hy het sy uiterste bes gedoen om die planne van ds. Van Warmelo te laat misluk. In die pers sowel as in persoonlike gesprekke het hy die Hollandse predikante afgeraai om 'n beroep na Transvaal aan te neem. Tegelykertyd is van die kant van Stellenbosch 'n paar proponente na Transvaal gestuur om hier te reis, en te probeer om hulle hier te laat beroep. Die opset van ds. Cachet en van Stellenbosch was duidelik : die Ned. Hervormde Kerk moes vernietig word. Vir ds. Van Warmelo was dit 'n groot teleurstelling.

Op 25 April 1874 het 'n gekombineerde kerkraadsvergadering saamgekom, d.w.s. die diensdoende kerkraadslede met die oud-kerkraadslede. Die bedoeling was om oor die beroep van 'n predikant te handel. Daar was baie diskussies en soms het dit nog al skerp toegegaan. Die vraag was, wat nou ? Die pogings om uit Holland 'n predikant te kry het nie geslaag nie en vir iemand uit Stellenbosch het die mense ook nie sin gehad nie, want tot dusver het die Hervormde Kerk niks as onvriendelikhede en teenwerking uit daardie hoek gekry nie en niks anders as 'n skeuring was deur hulp van daardie kant te wagte nie. Maar uiteindelik is tog 'n Stellenbosche proponent beroep, die eerwaarde heer D. P. Ackerman. Die kerkraad het 'n paar maande later twee ossewaens gestuur om hom op Richmond in die Kaapkolonie te gaan afhaal, en op 21 Oktober 1874 kon die beroepe predikant daar vertrek. Die reis het 27 dae geduur en op 16 Oktober het hy op Wakkerstroom aangekom. Die bevestiging het op 9 Januarie 1875 onder leiding van ds. Van Warmelo plaasgevind. Die opkoms was baie groot en nieteenstaande baie mense van weë die swaar reens en die vol riviere nie kon opdaag nie, was daar tog nog 115 ossewaens, 20 karre en baie perderuiters sodat die kerkgebou dan ook te klein was. Ds. Van Warmelo het die bevestigingspreek in die kerk gehou. Sy teks was 1 Thessolonicense 5 vers 14. Die bevestiging self het buitekant die kerk op 'n verhoog plaasgevind wat spesiaal vir hierdie doel opgestel was. Ds. Ackerman het sy intreepreek die middag gehou na aanleiding van Kollessense 1 vers 28. In die intreepreek het hy gesê dat hy van plan was om alles te doen wat hy kon om kerkvereniging te help bewerkstellig. Hy was hom egter bewus van die vyandskap wat daar van Ned. Gereformeerde kant teen die Hervormde Kerk geheers het, want hy het gesê dat hy weet dat daar „rustverstoorders waren die ook trachten zouden de zuiverheid van zijn leer te doen betwijfelen."

Die kerkraad en gemeente het as afskeid aan ds. Van Warmelo 'n beurs van ruim £40 gegee, 'n ryperd en baie ander geskenke saam met 'n adres as bewys van hulle hoë agting vir hom. „Zooiets is het eerste voorbeeld in de Transvaal," het hy na Holland geskryf.

### Die dienstyd van ds. D. P. Ackerman, 1875-1885.



DS. D. P. ACKERMAN.

Die toestande was in die dae toe ds. Ackerman op Wakkerstroom gekom het, in Transvaal nog baie primitief hoewel dit tog al baie vooruitgegaan het van af die dag toe ds. Van der Hoff op Potchefstroom gekom het. Op die dorp Wakkerstroom — of liewers gesê Martinus Wesselstroom — was daar maar net 'n stuk of vier huise. Die pastorie het uit 'n paar kamertjies bestaan wat aan die kerk gebou was, en wel so dat die eetkamer tegelykertyd ook die voordeur en die gang was waardeur die gemeente in die kerk moes kom! 'n Behoorlike pastorie was dan ook 'n dringende vereiste, en twee dae na die bevestiging van die predikant het die kerkraad besluit om vir hom 'n behoorlike woning te laat bou. Dit het in die loop van 1876 klaargekom, maar het die kerkbou op Burgershoop hierdeur op die agtergrond gelaat, want dit was 'n te grote finansiële las om teselfdertyd 'n pastorie en 'n kerk te bou. Dit het eers weer in 1879 aan die orde gekom toe daar weer 'n boukommissie benoem is. Dit het egter ook toe nie verder gekom nie, want die kerkraad het besluit om eers die kerkgebou op Wakkerstroom te verbeter want dit het in 'n vervalle toestand verkeer. Die mure is drievoet hoër gemaak en daar is 'n sink dak opgesit. Hierdie verbeterde kerkgebou is op 3 Julie 1880 ingewy. Die kerkbou op Burgersdorp kon toe weer deur die oorlog van 1880-81 nie uitgevoer word nie, en na dit verby was, was die kerkvereniging weer daar wat dit verydel het.

Op die eerste kerkraadsvergadering wat onder leiding van ds. Ackerman gehou is, is verskillende huishoudelike bepalings gemaak, o.a. dat niemand „dan onder zeer dringende omstandigheden" tot ouderling gekies kon word voordat hy nie eers tenminste twee jaar as diaken gedien het nie; verder is aan die kerkraadslede ten seerste aanbeveel dat hulle in hul dienswerk op Son- en feesdae asook in die kerkraadsvergaderings „behoorlijk in het zwart met rok" verskijn[1]); en dat persone wat as lid van die Hervormde Kerk bedank sonder dat hulle gegronde redes opgee, onmiddellik onder sensuur gestel moes word.

Ds. Ackerman het in dieselfde jaar waarin hy op Wakkerstroom gekom het, aan die kerkraad verlof gevra om twee keer per maand in die Hervormde Kerk in Engels te preek. Dit is toegestaan, waaroor mens hom vandag verbaas, want die Engelse inwoners op die dorp en in die distrik kon mens in daardie dae op die vingers van een hand tel, en hulle kon die landstaal verstaan.[2]) Dit was dan ook niks anders as die navolging van 'n destydse dwase kerklike mode van die Kaapkolonie wat ds. Ackerman hier wou navolg. Maar mens moet egter versigtig wees en hieruit nie aflei dat ds. Ackerman Engelsgesind sou gewees het, soos die predikante van die Ned. Gereformeerde Kerk in die Republiek nie. So was in teenstelling met sy buurman ds. H. L. Neethling van die Ned. Gereformeerde Gemeente van Utrecht sy huistaal Hollands, en het hy by die skoolonderwys Hollands as medium van die onderwys voorgestaan [3]). In die oorlog van 1880-81 het hy trou by die saak van die Boere gestaan en gereeld die Boere kommando's besoek waardeur Sir Evelyn Wood sy salaris wat hy as predikant van die Staatskerk van die Goewerment ontvang het, nie wou uitbetaal nie, sodat die kerkraad verplig was om ander voorsiening te maak. Na die teruggawe van die land aan die Boere in Augustus 1881 is die salaris van staatsweë weer herstel.

Die jaar 1885 was die jaar van die kerkvereniging. Dit het soos 'n stormwind oor die Kerk gekom en inplaas van vrede en eensgesindheid het dit die verdeeldheid groter gemaak. Ook in

---

[1]) Onder 'n rok word nie 'n manel verstaan nie, maar wat in Engels „tailcoat" genoem word en teenswoordig in ons land nog alleen op deftige aandpartye met 'n wit dassie gedra word. Die onderbaadjie was egter nie wit nie, soos nou, maar swart.

[2]) In die Hervormde Kerk is behalwe deur ds. Ackerman alleen nog deur ds. H. S. Bosman in Pretoria in 1880 en ds. A. Murray in Ventersdorp in 1903 in Engels gepreek.

[3]) Sien oor die huistaal van ds. Neethling van Utrecht en oor sy houding teenoor Engels as voertaal by die laeronderwys: J. H. H. de Waal: My Herinnerings uit die Taalstryd (1932) bls. 26-27

Wakkerstroom. Die meerderheid van Hervormdes oor die hele land wou uiteindelik nie die kerkvereniging aanvaar nie omdat dit vir hulle meer en meer duidelik geword het dat van Nederduitsch Gereformeerde kant met kerkvereniging niks anders bedoel was dan 'n vernietiging van die Hervormde Kerk. Tog het dit vir baie Hervormdes nog 'n tyd geneem voor hulle dit kon insien. In Wakkerstroom was dit ook die geval. Die Hervormde Gemeente het 'n ledetal van 714 gehad en 'n eie predikant, terwyl die Ned. Gereformeerdes slegs 'n klein gemeentetjie gehad wat nie eers op die dorp gekonsentreer was nie, maar op Amersfoort. Dit het in die Wakkerstroomse wêreld feitlik nie meegetel nie. Die vereniging was vir die Hervormde Gemeente op die eerste gesig dan ook glad nie 'n bedreiging nie. Prakties het dit vir hulle niks anders beteken as 'n inlywing van die Ned. Gereformeerde groep in die Hervormde Kerk. Hierby het gekom dat ds. Ackerman tydens sy diensjare as Hervormde predikant altyd eerlik en opreg teenoor die Hervormde Kerk gestaan het, en nooit aan 'n ondergrawing deelgeneem het nie. Dit kon ook nie anders nie, want hy was iemand met 'n eerlike en opregte karakter. Ook was hy 'n deegelike prediker, geen metodis nie, terwyl sy preektrant ooreengekom het met die van die Hervormde Kerk. Hy het sy kragte gegee aan die opbou van die Hervormde Kerk. Wel het hy kerkvereniging voorgestaan en bepleit, maar op 'n eerlike wyse en nie ten koste van die Hervormde Kerk nie. In die jare toe die kerkvereniging in die lug was het hy steeds die belange van die Hervormde Kerk met klem gehandhaaf en teen aanslae van die kant van die Ned. Gereformeerde Kerk beskerm, soos op die Algemene Kerkvergadering van 1879 en tydens die sitting van die kommissies uit die twee Kerke wat in 1882 oor die kerkvereniging onderhandel het. Toe die kerkvereniging misluk het omdat die meeste Hervormde lidmate daar nie mee wou saamgaan nie, het hy dit van sy standpunt opreg betreur. Maar hy was 'n ireniese persoon en het toe nie, soos met ander die geval was, haatlik geword teen die Hervormde Kerk nie. Hy het dan ook selfs na die kerkvereniging in die Hervormde Kerk altyd vriende gehad. Dit is bekend hoe ds. Van Warmelo uiteindelik die kerkvereniging betreur het en dat ds. Ackerman in die Verenigde Kerk die enigste predikant was met wie hy bevriend was en openhartig oor die toestand gepraat het en aan wie hy sy leed kon meedeel. In 1909 is dit in die Verenigde Kerk aan ds. Ackerman kwalik geneem omdat hy in die openingsrede van die Sinode die Verenigde Kerk die jongste Kerk in Transvaal genoem het, waaruit moes volg dat die Hervormde Kerk die oudste Kerk is. Hy het dan ook deur sy

ireniese en besadigde houding nie altyd in die Verenigde Kerk die waardering gekry wat hom toegekom het nie. Toe hy in 1905 sy dertigjarige ampsfees gevier het, was dit vir hom soos hyself verklaar het, ,,een zeer diepe teleurstelling dat geen enkele zijner medebroeders predikanten, vooral van degenen, met wie hij de hitte des daags en de koude des nachts in Transvaal gedragen had'' teenwoordig was nie. Hulle was wel na die fees uitgenooi ,,maar niet een had een brief van verontschuldiging geschreven of een telegram van gelukwenschen gezonden.''

In Wakkerstroom het dit die indruk gemaak dat die Verenigde Kerk geen nuwe Kerk was nie, maar gewoon die voortsetting van die Hervormde Kerk was. Dit het dan ook 'n tyd geneem voordat dit aan sommige mense van Wakkerstroom duidelik geword het dat die kerkvereniging die vernietiging van die Hervormde Kerk in die land sou beteken. Toe die mense dit begin insien wou verskillende van die ou inwoners van die distrik, soos die families Stoop, Struwig, Uys en andere dan ook niks meer met die kerkvereniging te doen hê nie, en hulle het begin om die Hervormde Gemeente te reorganiseer. Hiermee tree 'n heeltemaal nuwe fase in die geskiedenis van die gemeente in. Die sentrum is selfs verskuif na Volksrust waardeur die mense nie altyd die kontinuïteit kon raak sien nie. Oor hierdie jare van onrus sal dan ook uitvoeriger gehandel moet word.

## Reorganisasie.

Dit het langsamerheid vir sommige Hervormde lidmate van Wakkerstroom duidelik geword dat die kerkvereniging in werklikheid nie 'n vereniging van die Ned. Hervormde en die Ned. Gereformeerde Kerk was nie, maar 'n vernietiging van die Ned. Hervormde Kerk wat verreweg die grootste was, deur die Ned. Gereformeerde Kerk, die kleinste Kerk. Predikante van die Verenigde Kerk het in die publieke pers skerp aanvalle gemaak op die Hervormde Kerk, en daar is selfs bewerings gemaak dat die Hervormde Kerk nooit enige bestaansreg in die land sou gehad het nie! Die ou beskuldigings van ds. F. Lion Cachet teen die Hervormde Kerk is gewoonweg in die Verenigde Kerk oorgeneem. Dit het gemaak dat baie mense wat in Wakkerstroom aanvanklik geneigd was om met die vereniging saam te gaan, hoe langer hoe meer 'n teensin daarin gekry het; en toe hulle sien dat daar so'n groot deel van die Hervormde Kerk van die begin af geen deel daarin wou neem nie, en dat die kerkraad van Potchefstroom en die predikant ds. C. W. du Toit wat 'n

tydjie met die vereniging saam gegaan het, in Oktober 1890 ronduit verklaar het dat hulle nie bereid was om nog 'n enkele stap verder in daardie koers te loop nie en aan die kerklike wêreld bekend gemaak het dat hulle Hervormd wou bly, het verskillende Hervormde lidmate van Wakkerstroom ook geweier om langer saam te gaan met die vereniging wat hulle slegs voorwaardelik beskou het.

Die kerktwiste het in daardie dae baie hoog opgevlam, en die koerante was vol met briewe wat die mense teen mekaar geskryf het. Dit het so erg geword dat president Kruger gemeen het om planne te moet maak om die vrede te bewerkstellig. Hy het die verskillende kerklike groepe in Augustus 1891 in Pretoria saamgeroep om te sien of dit nie moontlik was dat die kerkvereniging tog nog kon deurgaan nie, of om anders die mense te beweeg om op vriendskaplike wyse uitmekaar te gaan. Sy pogings het egter misluk. Inplaas dat die samekoms die groepe nader na mekaar gebring het, het dit hulle eerder verder van mekaar weg gedryf. Op die vergadering is deur 'n sub-kommissie 'n konsep-voorstel gemaak wat in verband met die kerklike eiendomme 'n skikking aan die hand gedoen het, maar hoewel die afgevaardigdes van die Verenigde Kerk hierdie konsep-voorstel die aand toe dit sy finale vorm gekry het, goed gekeur het, het hulle dit die volgende dag gewoonweg weer verwerp. Die resultaat was dan ook nihil en die samekoms het op niks uitgeloop nie. Die konsep-voorstel is tog nog na die betrokke kerke gestuur. Die Hervormde Kerk het dit goedgekeur maar die Sinode van die Verenigde Kerk het dit verwerp. Hiermee het die kerklike stryd wat deur die kerkvereniging veroorsaak is, 'n nuwe fase ingetree.

Hierdie loop van sake het verskillende Hervormdes van Wakkerstroom laat insien dat daar vir hulle nou niks anders oorgebly het dan om die gemeente so spoedig moontlik weer te organiseer. Die persoon wat een van die eerstes was om die leiding in die rigting te neem, was Johannes Jacobus Uys, 'n neef van Swart Dirk Uys. Hy het op die Waterval gewoon en was in die omwandeling bekend as Jan Waterval. In die gemeente was hy 'n bekende persoonlikheid : vanaf April 1874 tot Mei 1879 was hy diaken, en van toe af tot Oktober 1884 was hy ouderling, en hy het ook meermale Wakkerstroom op die Algemene Kerkvergadering verteenwoordig. Hy het hom reeds in Julie 1891 met ds. M. J. Goddefroy van Pretoria in verbinding gestel en saam met nog ander lidmate het hy hom uitgenooi om vir die Hervormdes te kom kerk hou. Op 29 Oktober 1891 het twee-en-tagtig Hervormde lidmate op Zandfontein saam gekom, die plek waar die

Regering reeds besluit het om die nuwe dorp Volksrust uit te lê, en het die volgende stuk geteken en gepubliseer:

> Wij ondergeteekenden, alle ledematen van de oude Hervormde Kerk in het district Wakkerstroom, gelet hebbende op de Vereeniging van de Nederduitsch Hervormde en Nederduitsch Gereformeerde Kerk, en ziende dat bovengenoemde Vereeniging naar onze meening onder de thans bestaande omstandigheden niet zoude leiden tot de gewenschte resultaten, welke wij verwacht hadden, maar integendeel veeleer kan leiden tot twist en tweedracht; en verder gelet hebbende op het concept-voorstel tot schikking door de subcommissie der Conferentie aan ons voorgelegd ter goedkeuring, hechten onze goedkeuring aan dit concept-voorstel en geven verder door de onderteekening onzer namen te kennen dat wij als oude Hervormde ledematen der Nederduitsch Hervormde Gemeente te Wakkerstroom wenschen te blijven, zooals in de dagen voordat bovengenoemde Vereeniging gesloten was.

Ds. Ackerman het ondertussen op verskillende plekke in die distrik gemeentevergaderings gehou om die konsep-voorstel te behandel. Hyself het die verwerping daarvan bepleit, en sodoende het die mense wat by die kerkvereniging bly staan het, dit dan ook nie aanvaar nie.

Ds. Goddefroy het by sy veel omvattende werksaamhede tog geleentheid gekry om op 29 November 1891 op Zandfontein kerk te hou. Hy is met kar en perde daarheen, want daar was toe nog nie 'n trein nie. Daar is toe 'n kerkraad gekies wat tegelyk bevestig is. Dit het uit die volgende persone bestaan: A. M. J. Laas en L. C. Taljard ouderlinge, J. Reisiger en J. J. Uys diakens. Laasgenoemde was 'n seun van die reeds genoemde „Jan Waterval." Die Regering het vroeër reeds besluit om Zandfontein as dorp uit te gee en dit Volksrust te noem omdat die Boerelaer na afloop van die oorlog van 1880-81 by die terugkeer uit Natal op daardie plek vir die eerste keer op Transvaalse bodem gerus het. Met hierdie kerkviering, die eerste wat op die nuwe dorp plaasgevind het, was daar egter nog nie veel van 'n dorp nie, dit was nog in wording. Die mense wat reeds vroeër voorstanders was van 'n kerkbou op Burgershoop wat nie ver van Zandfontein af lê nie, het nou dadelik die wenselikheid uitgespreek om op Volksrust 'n Kerk te bou. Dit is dan ook so besluit en daar is 'n boukommissie benoem om dit uit te voer, en diaken J. Reisiger wat 'n boukontrakteur was, is as boumeester benoem.

Die bou het goed gevorder en op 9 April 1892 is dit deur ds. Goddefroy ingewy toe hy weer daar was vir 'n kerkviering.

Die nuwe kerkgebou het baie vir die gemeente beteken. Dit was wel nie groot nie maar tog doelmatig en geskik en die Hervormdes het nou weer 'n eie huis van aanbidding gehad. Dit is dan ook goed verstaanbaar dat daar met die inwyding 'n groot geesdrif geheers het. Die opkoms was uitstekend. Verskillende persone het vir die meubilering van die kerk nog afsonderlike geskenke gegee. Die susters J. M. en F. G. Uys het 'n nagmaalsservies gegee, mevrou dr. Dekema en mej. M. M. J. Struwig vier kroonlampe en mej. Judith M. Uys 'n seraphine orgel. 'n Nuwe tydperk het nou vir die gemeente aangebreek, 'n tydperk van nuwe bloei nadat dit gelyk het of die ondergang nie meer ver af was nie. Ds. Goddefroy het meermale die gemeente besoek, maar tog nie al te dikwels nie, want die predikante was skaars : hy het alleen gestaan vir bearbeiding van die hele oostelike Transvaal.

## Die Stryd oor die Kerklike Eiendomme.


OUDERL. D. C. UYS.

Die bou van die Kerk op Volksrust het gemaak dat die sentrum van die gemeente daarheen verskuif is. Die mense daarlangs het blykbaar ook nie enige pogings gedoen om die kerklike eiendomme op Wakkerstroom te red nie. Hoe sou hulle dit ook doen? Na die hof gaan? Dit was uitgesluit want die Trichardsfonteinse hofsaak wat in werklikheid 'n toetssaak was, het nog nie gedien nie, maar was nog in 'n voorbereidende stadium. Daar was egter 'n groep lidmate onder leiding van (Swart) Dirk Uys wat gemeen het dat Wakkerstroom nie los gelaat moes word nie. Hulle het op 8 Desember 1891 op die plaas Wydgelegen bymekaar gekom

waar P. L. Uys, 'n seun van D. C. Uys gewoon het. Hier is toe 'n kommissie gekies om die kerklike belange van die Hervormde lidmate te behartig, veral met die oog op die kerklike eiendomme. Dit het bestaan uit D. C. Uys, voorsitter, A. M. J. Laas, A. A. Stoop, S. J. Struwig en H. M. Jansen van Rensburg. As sekretaris het P. L. Uys opgetree. Hierdie kommissie het nog dieselfde dag vergader en die volgende besluit geneem :

> Om namens die ledematen van de Nederduitsch Hervormde Kerk van Wakkerstroom kennis te geven aan de Voorzitter en kerkeraad van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk te M.W. Stroom, dat zij als Nederduitsch Hervormde ledematen blijven van de Nederduitsch Hervormde Kerk van Wakkerstroom en wil niet beschouwd worden als leden van de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk, en indien zij beschouwd worden als leden van de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk bedanken zij er voor, en blijft alleen leden van de Nederduitsch Hervormde Kerk.

Die kerkraad van die Ned. Hervormde of Gereformeerde Gemeente is nog dieselfde dag hiervan in kennis gestel.

Die Hervormde Kerk oor die hele land was in daardie dae deur die kerkvereniging in twee groepe verdeeld. In die eerste plek het mens die offisiële Ned. Hervormde Kerk gehad wat van die begin af nie met die kerkvereniging wou saam gaan nie en wat ondertussen reeds twee predikante uit Holland beroep het, namelik ds. M. J. Goddefroy vir Pretoria en ds. Jac. van Belkum vir Rustenburg. Dit was die historiese voortsetting van die Ned. Hervormde Kerk van voor die kerkvereniging soos deur die Hooggeregshof in sy uitspraak op 5 Junie 1893 in verband met die Trichardfonteinse kerksaak erken is, en wat na die tydelike desorganisasie van 1885 reeds spoedig weer orde op sake gestel het en in 1888 die vier-en-twintigste en in 1890 die vyf-en-twintigste Algemene Kerkvergaderings gehou het. Hier naas het in 1890 'n ander groep Hervormdes te staan gekom onder leiding van die Prokurasie-kommissie waarvan die heer A. D. W. Wolmarans die leidende figuur was, en die Hervormde Gemeente van Potchefstroom die sterkste gemeente. Hulle het voorlopig met die kerkvereniging saam gegaan, en eers toe hulle sien dat dit in 'n koers gegaan het soos deur die Hervormde Kerk nooit bedoel was nie, en toe die grondslae van die vereniging los gelaat is, het hulle uit die vereniging terug getree. Hulle wou hulle nie dadelik onder die Hervormde Kerkverband voeg nie maar wou eers die kwessie van die Hervormde kerklike eien-

domme wat wel op naam van die Ned. Hervormde Kerk gestaan het maar nou in die hande van die Verenigde Kerk was, oplos. Die Prokurasie-Kommissie het van hierdie mense volmag gekry om wat die kerklike eiendomme aanbetref, oral hulle belange te behartig, terwyl hulle op geestelik gebied deur ds. C. W. du Toit van Potchefstroom bedien is.

Die kommissie wat op 8 Desember onder voorsitterskap van D. C. Uys op Wakkerstroom gevorm is, het dan ook gemeen om voorlopig afsonderlik te staan en hulle nie onder die bearbeiding van ds. Goddefroy en die kerkraad wat op 29 November op Volksrust gekies is, te stel nie, maar om samewerking by die Prokurasie-Kommissie te soek.

Die Verenigde gemeente was toe besig om op die kerkplein van die Hervormde Kerk 'n groot nuwe kerk te laat bou. Dit was byna klaar en sou op 25 Desember van daardie jaar al ingewy word. Die heer Uys het met die oog hierop 'n brief aan ds. Ackerman gerig waarin hy beswaar gemaak het dat die nuwe kerkgebou onder die naam Ned. Gereformeerd ingewy sou word, en gevra dat dit op naam van die Ned. Hervormde Kerk sou geskied aangesien die kerkplein aan die Hervormde Gemeente behoort. Ook het hy ds. Ackerman uitgenooi om na die Hervormde Kerk terug te kom. Dit is deur ds. Ackerman van die hand gewys. Die Hervormde kommissie het toe op 23 Desember weer vergader, hierdie keer op Wakkerstroom in die huis van die voorsitter, die heer Uys, en verskillende belangrike besluite is geneem. In die eerste plek om ds. C. W. du Toit van Potchefstroom te vra om in Februarie 1892 op Wakkerstroom te kom kerk hou en hulle soveel moontlik in hulle kerklike belange te ondersteun; verder om die hulp van die Prokurasie-kommissie in te roep; en ten slotte om aan die voorsitter, die heer Uys, op te dra om op 24 Desember onmiddellik na afloop van die afskeids-diens wat ds. Ackerman in die ou Kerk sou hou, van die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente die sleutel van daardie ou kerkgebou op te eis vir die Hervormdes om dit verder vir dienste van die Hervormde Kerk te gebruik. Die kommissie wou hiermee ook die eiendomsreg van die Hervormdes op die kerklike eiendomme wat op naam van die Ned. Hervormde Gemeente geregistreer was, beklemtoon. Dit spreek van self dat ds. Ackerman die sleutel nie aan die heer Uys kon afgee nie, maar die aanspraak van Hervormde kant op die Hervormde kerklike eiendomme was tog in elk geval gemaak.

Die volgende dag, 25 Desember, is die nuwe verenigde kerkgebou ingewy. Ds. N. J. van Warmelo van Heidelberg het

die inwydingsrede uitgespreek.[1]) Die opkoms was verbasend groot, ook baie Hervormde mense was aanwesig. Die heer Dirk Uys het die volgende hieroor aan A. A. Stoop geskryf :

> . . . . ik mijzelven ben niet tot in de Kerk gegaan, heeft het maar van buiten aanschouwd, toen de optocht was met de inwijding. Er was wel hier en daar eenige woorden wisseling over en weder, zoo als u gemakkelijk kan begrijpen waar zoo velen bijelkander zijn, maar algemeen heeft het zeer goed afgelopen, die van ons heeft hen maar stil en goed gehouden zonder eenig iets te doen of te zeggen die aanleiding kon geven tot ontevredenheid . . . .
>
> Ik heb ook uit een van onze vrienden vernomen dat de oude Heer N. J. van Warmelo geantwoord heeft op een vraag van dien vriend, dat hy, de heer van Warmelo, met de grootste pleizier alhier heen zal komen om voor ons Kerk te houden, indien wij hem maar slechts vragen wilde.

Dit kan nie met sekerheid gesê word of die antwoord van ds. Van Warmelo presies so was as wat die informant van die heer Uys kon meegedeel het nie, maar dit weet ons met sekerheid, dat ds. Van Warmelo self diep teleurgestel was met die vereniging en dat daar in die Hervormde Kerk 'n sterk verwagting was dat ook hy net soos ds. C. W. du Toit weer uit die vereniging sou uittree. Dit het egter nie so ver gekom nie, want kort na sy terugkoms van Wakkerstroom het hy op sy bed gaan lê en het weggeteer onder sy smart todat hy op 21 April oorlede is. Dit is nie onmoontlik dat hy nog weer na die Hervormde Kerk sou teruggekom het as hy die uitspraak in die Trichardfonteinse kerksaak nog beleef het. 'n Paar dae na sy dood het ds. C. W. du Toit in 'n brief van deelneming aan mevrou Van Warmelo o.a. geskryf :

> Nooit zullen wij vergeten van hoeveel waarde zijn leven is geweest voor onze Hervormde Kerk, en nog altoos was ons oog op hem gericht als de man die weer de Hervormde Kerk zal opbouwen; maar Gods gedachten zijn niet gelyk onze gedachten.

---

[1] In sy boekie „Die Vyf-en-Sestig jarige bestaan van die Gem. Wakkerstroom sê die skrywer, H. Saussenthaler, op bls. 20 dat die nuwe kerk op 10 April 1891 ingewy is en dat ds. H. S. Bosman die inwydingsdiens gehou het. Dit is foutief. Die gebou is op 25 Desember 1891 ingewy, en ds. N. J. Van Warmelo het die inwydingsdiens gehou. Ds. H. S. Bosman was nie teenwoordig nie. 'n Verslag van die verrigtings het in „De Volkstem" van 2 Feb. 1892 verskyn.

Ds. Ackerman het op 31 Desember 1891 die volgende besluit van sy kerkraad offisieel aan die Hervormde kommissie meegedeel :

> De Kerkraad kent geen afzonderlijke Ned. Herv. Kerk van Wakkerstroom meer, daar de Ned. Hervormde Kerk vereenigd is met de vroegere Ned. Gereformeerde Kerk in de Z.A.R. De Kerkraad zou het ten zeerste betreuren, indien leden dier Kerk zich van hare gemeenschap zouden losmaken door haar te bedanken.

Die hele strekking van hierdie besluit was om die punt in kwestie te ontwyk en sodoende te voorkom dat die kerkraad van die verenigde gemeente reeds sou gekompromiteer wees as daar miskien 'n hofsaak oor die kerklike eiendomme sou kom.

Die Hervormde kommissie het onmiddellik na ontvangs van hierdie besluit 'n brief, ged. 2 Jan. 1892, aan ds. C. W. du Toit gerig en hom gevra om in Februarie op Wakkerstroom te kom kerk hou. Die toestande wat in daardie dae deur die mislukte kerkvereniging veroorsaak is, spreek ook uit die volgende aanhalings uit 'n brief van die heer Dirk Uys wat hy op 11 Februarie aan die heer A. D. W. Wolmarans, die sekretaris van die Prokurasie-Kommissie geskryf het :

> Uwen van 16 Jan. is mij eerst geworden op den 8sten dezer, dat was na dat alle verrichtings waren afgelopen alhier door Ds. du Toit gehouden, zoo was dan die brief opgehouden 23 dagen waar en om welke reden en door wie is my duister maar toch is mijn gedachten vrij. Ik heb op den 2den Januarie een brief aan Ds. du Toit geschreven hem vragende om alhier voor ons te komen Kerk houden, en had nooit geen antwoord ontvangen, toen ik zag dat de tijd kort werd en geen antwoord ontving heeft ik mij gewend tot de telegraaf en dank zij die uitvinding had ik intijds bescheid om te weten dat de heer du Toit hier zou wezen op den 1sten Zondag in Februarij, en de gemeente nog kennis te geven . . . . .
>
> Nu het antwoord van Ds. du Toit op mijn brief van 2 Januarie is nog nooit te voorschijn gekomen, dus kan ik niet anders zeggen als dat die brieven onderschept is geworden

Dit is dus duidelik dat die oue heer Dirk Uys oortuig daarvan was dat daar geprobeer is om die koms van ds. du Toit te laat misluk. Toe hy telegrafies berig gekry het dat ds. du Toit op 7 Februarie op Wakkerstroom sou wees het hy as voorsitter

inderhaas deur die sekretaris van die kommissie 'n ,,Uitnodiging aan die ledematen der Nederduitsch Hervormde Kerk van Wakkerstroom" laat rig om vir die kerkviering op te kom

> naar de woonhuis van den Voorzitter uwer Commissie te M.W.stroom alwaar de Kerk in de wagenhuis van den Voorzitter zal moeten gehouden worden, en alwaar de Voorzitter alreeds besig is de palen te planten, waar uwe Hervormde Kerk weder opgericht moet worden die bijna verloren was. Bring dus waarde broeders zoo veel bokzeilen als u kan om het te dekken, daar ik geloof dat de wagenhuis te klein zal wezen de gemeente te bevatten.

Hoewel die uitnodiging na die kerkviering eers so'n kort tydjie van tevore uitgestuur is, was daar tog nog 'n taamlike opkoms. Verskillende mense kon nie kom nie omdat hulle die berig te laat ontvang het. Op Saterdag 6 Februarie is daar 'n vergadering van die manslidmate gehou. Die heer Dirk Uys het op voorstel van ds du Toit as voorsitter opgetree. Die kommissie het by hierdie geleentheid uitvoerig verslag van sy werksaamhede gedoen. Oor die bespreking wat gevolg het kom die volgende in die offisiële notule voor wat deur ds. du Toit gehou is :

> De Br. A. Stoop, lid der commissie spreekt uitvoerig over den toestand, waarin wij ons bevinden, en wat er toe aanleiding heeft gegeven. Hij heeft ook in het begin de kerkvereeniging goedgekeurd, maar zag spoedig dat daardoor de onafhankelijkheid van onze Republiek in gevaar komt, en daarom is hij op de grondslagen der Ned. Herv. Kerk blijven staan.
>
> Verscheidene leden voerden het woord en de redenen waarom men met de kerkvereeniging niet kan mede gaan zijn :
>
> 1e. De kerkvereeniging brengt de onafhankelijkheid onzer Republiek in gevaar.
>
> 2e. Het is onbetamelijk om den naam onzer Kerk te veranderen.
>
> 3e. Men ziet bezwaar om te voldoen aan de wetten van de Ned. H. of G. Kerk—zooals de zending zaak enz.
>
> 4e. Men heeft den eed van getrouwheid afgelegd aan de Hervormde Kerk en kan er niet van afzien.
>
> 5e. Het is gebleken dat vele van onze Hervormde Broeders buiten de kerkvereeniging bleven staan, en wij

achten het niet recht om ons met vreemden te verbinden als wij daardoor gescheiden moeten worden van onze broederen.

6e. Omdat de meerderheid der Algem. Kerkvergadering afgeweken is van de grondslagen der kerkvereeniging, neergelegd in 1882, tengevolge waarvan men een naam voor de Kerk heeft gekozen, die niet de volstrekte meerderheid van stemmen heeft verkregen.

Om dezen en andere redenen achten wij ons geroepen om te blijven staan op de oude grondslagen der Hervormde Kerk.

Een punt in hierdie redes genoem moet nader verduidelik word, en wel die bewering dat die onafhanklikheid van die Republiek deur die kerkvereniging in gevaar sou gebring word. Die Kaapkolonie het in daardie dae as Engelse kolonie op kerklik en staatkundig gebied 'n ander beleid voorgestaan as die Republiek onder president Kruger. Die instroming wat na die ontdekking van die goudvelde uit die Kaapkolonie en met name uit die Boland gekom het, het in Transvaal onder die Afrikaners 'n nuwe bevolkingselement gebring wat nie met die ou Voortrekkers altyd in harmonie was nie, en wat president Kruger heftig geoponeer het, soos wat sy onderwys- en sy spoorweg beleid aanbetref. Kruger het hom wat die kulturele koers aanbetref, na Holland georiënteer, en hierdie nuwe inkomelinge weer na Engeland. Hulle het by die Verenigde Kerk aangesluit en hierdie kerk, soos die ou mense dit uitgedruk het „verkaaps." Hulle koerant was „Land en Volk," en daarin is die mees bittere polemiek teen die Kruger-bewind gevoer, en ook teen die Hervormde Kerk. Dit het dan ook sy deel bygedra om baie ou Hervormers nog meer van die Verenigde Kerk te vervreemd, en dit was hierdie Kaapse oorheersing in Transvaal waarteen hulle gekant was en waarin hulle 'n staatkundige gevaar gesien het.

Die vergadering het ook besluit om kerkraadslede te kies, twee ouderlinge en twee diakens. As ouderlinge is Dirk Cornelis Uys en Albertus Abraham Stoop gekies, en as diakens Sybrand Johannes Struwig en Andries Frederik van der Heyden. Uys was, soos vroeër reeds gesê, by die stigting van die gemeente in 1861 ook tot ouderling gekies. In 1862, 1863, 1870, en 1871 het hy Wakkerstroom in die Volksraad verteenwoordig. Stoop was 'n broer van P. J. Stoop wat ook met die stigting in 1861 ouderling geword het. Ook hy was lid van die Volksraad, en wel in die jare 1881, 1882, 1886-1890. Struwig was 'n skoonseun van P. W.

van Reede van Oudshoorn wat ouderling was toe die Wakkerstroomse wêreld nog 'n wyk van Potchefstroom was.

Deur hierdie ontwikkelingsgang het die Hervormde Gemeente van Wakkerstroom twee kerkrade gehad: die een wat sy sentrum op Volksrust gehad het met ds. M. J. Goddefroy as konsulent, en wat in alle opsigte onder die kerkverband van die Ned. Hervormde Kerk geressorteer het, en die ander wat sy sentrum op Wakkerstroom gehad het met ds. C. W. du Toit as konsulent en wat met die Prokurasie-Kommissie in verband gestaan het. Daar was egter nie die minste onvriendelike gevoelens tussen die twee kerkrade nie. In die praktyk het hulle hul een geweet. Die Wakkerstroomse sentrum het alleen gemeen dat die mense op Volksrust nie genoeg die historiese kontinuiteit benadruk het nie. Hulle wou selfs alle skyn vermy asof hulle nou 'n nuwe gemeente gestig het, en hulle het beklemtoon dat hulle die wettige voortsetting van die Hervormde Gemeente was wat in 1861 gestig is, en hulle het hulle beskou as die kerkraad wat die wettige eienaar van die kerklike eiendomme van die Ned. Herv. Gemeente was. Die Ned. Herv. of Gereformeerde Gemeente was volgens hulle 'n nuwe gemeente wat eers ontstaan het ten gevolge van die stigting van die Ned. Hervormde of Gereformeerde Kerk in 1885. Dit het uiteindelik geblyk, soos mens later sal sien, dat hierdie standpunt die juiste was. Op die eerste vergadering van die kerkraad wat op 8 Februarie 1892 gehou is, is reeds met nadruk uitgespreek dat 'n samesmelting met die kerkraad van Volksrust moes plaasvind sodra die tyd daarvoor aangebreek het. Die twee kerkrade het meermale gekombineerd vergader, en dit het vir hulle geen onderskeid gemaak watter van die twee konsulente ds. Goddefroy of ds. du Toit kerk gehou het nie. In 1893 het hulle selfs al gekombineerd opgetree in verband met die stryd oor die kerklike eiendomme. Die uiteindelike formele samesmelting het egter eers na die Algemene Kerkvergadering van April 1894 plaasgevind. Op hierdie Algemene Kerkvergadering is die Gemeentes wat onder verband van die Prokurasie-kommissie gestaan het, weer onder verband van die Algemene Kerkvergadering opgeneem. Wakkerstroom en Volksrust was altwee deur 'n ouderling op hierdie Algemene Kerkvergadering verteenwoordig.

Op 5 Junie 1893 het die Hooggeregshof te Pretoria uitspraak gedoen in die Standertonse (Trichardfonteinse) saak oor die kerklike eiendomme daar. Dit was 'n baie belangrike saak; dit was 'n toetssaak waaruit moes blyk of die Hervormde mense wat nie wou verenig het nie, reg had op die kerklike eiendomme. Die Hof het van die standpunt uitgegaan dat 'n Kerk 'n sedelike

liggaam is wat alleen met toestemming van al sy lede opgehef kan word. Die lede wat nie wou verenig nie het dus die wettige Hervormde Gemeente gebly en al die kerklike eiendomme het aan hulle toebehoort, terwyl 'n Verenigde gemeente 'n nuwe gemeente was, 'n nuwe liggaam, 'n nuwe regspersoonlikheid wat nie die minste reg had op die Hervormde eiendomme nie waar al die Hervormdes nie verenig het nie. Hierdie uitspraak het die lug gesuiwer. In verskillende gemeentes waar die Verenigde kerkraad nie eers wou skik nie het die partye nou tot 'n behoorlike skikking geraak en is die moeilikheid uit die weg geruim. Maar dit was nie oral so nie. Op Rustenburg en Heidelberg wou die Verenigdes nie skik nie en daarom was die Hervormde Gemeente van Rustenburg ook genoodsaak om by die Hof te gaan prosedeer. In Wakkerstroom het die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente na die uitspraak in die Standertonse (Trichardfonteinse) saak 'n ander houding begin inneem, en die standpunt van 1891 losgelaat toe gewoonweg geweier is om die Hervormde Gemeente te erken.

Die Hervormde Kerkraad het op 14 November 1893 onder voorsitterskap van ouderling Dirk Uys vergader en 'n brief aan kerkraad van die Ned. Herv. of Geref Gemeente gestuur, waarin verklaar is dat die kerkraad „wensch in bezit gesteld te worden van de eigendommen behoorende aan de Ned.-Herv. gemeente in het dist. Wakkerstroom." Die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente het op 26 Desember 1893 'n baie vriendelike maar ontwykende antwoord gestuur waarin gevra is „of het niet wenschelijk, ja of het niet Christelijke plicht is" om eers 'n samekoms te hou en te ondersoek „wat de oorzaak is van de scheuring, en waaruit zij ontstaan is en of er geene mogelijkheid bestaat om alle misverstand uit den weg te ruimen en eene broederlijke hereeniging te bewerken."

Die Hervormdes het op 1 Februarie 1894 terug geskryf dat hulle die brief van die ander party nie as 'n antwoord op hulle versoek van 14 Nov. om teruggawe van die eiendomme kan beskou nie. Die skeuring het ontstaan deur die uittrede van die lede van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente uit die Ned. Hervormde Kerk, en daarom sien hulle geen heil om in 'n samekoms oor die skeuring te praat nie. „En wat hereeniging betreft zou vergeefs wezen by ons aanzoek te doen daar wij zoo als altoos Ned. Herv. blijven en niet begeeren lid van eenig ander Kerk te zijn of te worden." Hulle wou dan ook alleen 'n samekoms hou om oor die kerklike eiendomme te praat. Hierdie brief was onderteken, net soos die vorige, deur D. C. Uys, A. M.

J. Laas, L. C. Taljard, A. A. Stoop, S. J. Struwig, J. J. Uys en A. F. v. d. Heyde.

Op 5 Maart 1894 het ds. Ackerman namens sy kerkraad 'n waardige brief teruggeskryf. Na 'n paar opmerkings, o.a. dat dit nie hulle was wat die Hervormde Kerk verlaat het nie, maar die Hervormdes wat die Ned. Herv. of Geref. Gemeente verlaat het, het hy verder geskryf dat dit hulle hartelike verlange is „den vrede na te jagen met alle menschen, te meer nog met personen, die wij bij alle verschil van gevoelen, als onze broeders beschouwen," en aan die hand gegee dat van weerskante vier persone benoem moes word om 'n voorstel op te trek wat dan deur die gemeente goed- of afgekeur kon word. Die Hervormdes moes egter eers duidelik verklaar wat hulle bedoel met die sinsnede „wij wenschen in bezit gesteld te worden van de eigendommen behoorende aan de Ned. Herv. Gemeente in het distrikt Wakkerstroom."

Die Hervormde Kerkraad het hierop ingegaan en 'n kommissie gekies wat bestaan het uit ouderlinge D. C. Uys, A. A. Stoop, L. C. Taljard en A. M. J. Laas wat op 17 April op Langberg by die heer H. B. Klopper die kommissie van die ander party ontmoet het. Hierdie twee kommissies het nie tot een gemeenskaplike voorstel geraak nie. Die kommissie van die Hervormde Kerk was gewillig om 'n gedeelte van sy eis los te laat en die ander party tegemoet te kom deur te kenne te gee dat hulle heeltemaal bereid was om die kerklike eiendomme te verdeel, en wel so dat die Hervormde Gemeente in besit bly van die ou Hervormde kerkgebou met die erf waar dit op staan en met kerktye 'n vry gebruik van die kerkplein kon maak en verder nog 'n uitkering van £500 ontvang, terwyl die Ned. Herv. of Geref. Gemeente dan in besit van die ander eiendomme kon bly, nl. die res van die kerkplein wat uit vyf erwe bestaan het, die pastorie en die kerkplaas Burgershoop. Die kommissie van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente wou egter nie van 'n verdeling van die kerklike eiendomme hoor nie, en het voorgestel dat die Hervormde Gemeente al die ou Hervormde eiendomme sou terugkry maar onder voorwaarde dat aan die Ned. Herv. of Geref. Gemeente 'n pro rata deel van die waarde wat dit met die kerkvereniging gehad het, uitbetaal sou word en ook al die verbeterings wat na die tyd daarop aangebring was. Hierdie voorstel was by implikasie 'n erkenning dat die Hervormde Gemeente die ou historiese gemeente was en dus die wettige eienaar van die eiendomme maar dit was hierdie keer heeltemaal onuitvoerbaar, want die kerkgebou wat die Ned. Herv. of Geref. Gemeente op

die plein laat oprig het, het sonder orrel ens. alleen £13,400 gekos, en dit spreek vanself dat die Hervormde Gemeente nie die minste plan had om so'n enorme skuldelas op hom te neem nie. Hierdie voorstel is dan ook deur die Hervormde Gemeente verwerp en die van sy eie kommissie is goedgekeur, en op 26 Maart 1895 het die Hervormde Kerkraad die voorstel van sy kommissie per brief aan die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente herhaal.

Soos reeds gesê wou Rustenburgse Ned. Herv. of Geref. Gemeente daar ook nie die eiendomme van die Hervormde Gemeente teruggee nie, en toe het die Hervormdes die saak voor die Hooggeregshof gebring. Die uitspraak het op 13 April 1895 geval en was net soos in verband met die Trichardfonteinse saak in alle opsigte in die voordeel van die Hervormde Gemeente. Daar was nou dus twee uitsprake van die Hooggeregshof wat neergelê het dat die Hervormde gemeentelede wat nie wou verenig nie die historiese voortsetting van die gemeente was en die enigste reghebbende op die eiendomme. Dit was dus duidelik dat die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente geen reg had op die eiendomme nie want dit het nog altyd op naam van die Hervormde Gemeente geregistreer gestaan. Die kerkraad het nou begin vrees dat die saak hulle miskien kon benadeel, en net soos die Heidelbergse Verenigde kerkraad wat eers glad nie wou skik nie, maar na die uitspraak in die Rustenburgse saak wel tot 'n skikking oorgegaan het, so het die Wakkerstroomse Verenigde kerkraad ook besluit om te skik en op 24 Desember 1895 'n brief aan die Hervormde Gemeente gerig en hom bereid verklaar „om ter finale afdoening der moeielijkhede aan den Kerkraad der Ned. Herv. Gemeente van Wakkerstroom aan te bieden de som van £1000 zegge een duizend ponden stg. wanneer daardoor alle geschillen kan worden ten einde gebracht."[1]) Die Hervormde Gemeente wou dit nie aanneem nie, maar het gebly by die eis van die ou kerkgebou plus £500, en op 17 Februarie 1896 is dit aan die Ned. Herv. of Geref. kerkraad geskryf. Die kerkraad van die Ned. Hervormde of Gereformeerde Kerk wou glad nie die ou kerk aan die Hervormde Gemeente teruggee nie, en het dit op 9 April 1896 nogmaals aan die Hervormde Kerkraad meegedeel, en laasgenoemde wou beslis die ou kerkgebou terug kry om daarin op Wak-

[1]) Op bls. 21 van sy boekie „Die Vyf-en-sewentigjarige Bestaan van die Gem. Wakkerstroom deel die heer Sausenthaler hierdie besluit mee. Daarin kom voor dat die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente dit „terwille van den vrede" wou doen. Hierdie woorde wat waarskynlik wel in die kerkraadsnotule staan, kom nie voor in die brief wat die skriba van die kerkraad, die heer G. A. Kolbe, aan die Hervormde Kerkraad geskryf het nie.

kerstroom sy dienste te hou, en het op sy eis van die ou kerk gebou plus £500 bly staan en dit nogmaals op 15 Maart 1897 per brief aan die Verenigde kerkraad beklemtoon. Hierop het die Hervormde kerkraad toe nie meer antwoord van die Verenigde kerkraad ontvang nie, soos in die notule opgeteken staan, en toe die oorlog in Oktober 1899 uitgebreek het, was die saak nog nie opgelos nie. Dit was 'n eienaardige toestand. Die eiendomme wat deur die Ned. Herv. of Geref. Gemeente gebruik is, was op naam van die Ned. Hervormde Gemeente getransporteer en dus die wettige eiendom van laasgenoemde. Maar die reusagtig duur kerkgebou wat eersgenoemde opgerig het, het 'n teruggawe sonder meer in die pad gestaan. Die Hervormde Gemeente het alleen op Volksrust 'n kerkgebou gehad en nie op Wakkerstroom nie waar wel die ou Hervormde kerk leeg gestaan het maar waarvan die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente die sleutel had en nie wou afgee nie. Die saak het deur die uitbreking van die oorlog voorlopig so gebly.

### Ds. A. Lagerwey Wz. predikant van Wakkerstroom.



DS. A. LAGERWEY.

Die kerkraad en gemeente het die noodsaaklikheid besef dat na die ontwrigting en verwarring wat die kerkvereniging veroorsaak het, 'n gereelde intensiewe bearbeiding en organisasie 'n dringende vereiste was om die gemeente weer op die been te bring. Die hele Hervormde Kerk het toe maar drie predikante gehad, nl. ds M. J. Goddefroy van Pretoria, ds. Jac. van Belkum van Rustenburg en ds. C. W. du Toit van Potchefstroom. Hulle was vir die bearbeiding van die hele Transvaal verantwoordelik, en dit het soveel tyd in beslag geneem dat Wakkerstroom vrywel nie meer as eenkeer per jaar 'n kerkviering kon kry nie. Dit was 'n hoogs onbevredigende toestand, en al wat die kerkraad voor-

lopig kon doen was toe op 24 April 1893 besluit is dat op iedere eerste Sondag van die maand in die kerkgebou op Volksrust godsdiensoefening te hou en ook 'n sondagskool op die dorp aan te moedig. 'n Gereelde bearbeiding deur 'n predikant het 'n dringende behoefte gebly. In April 1894 het ds. Goddefroy 'n plan voorgelê om met Heidelberg en Klerksdorp te kombineer en 'n predikant uit Holland te beroep. Die predikant sou dan op Heidelberg woon en Wakkerstroom sou alleen £100 vir die reiskoste uit Holland bydra en jaarliks £100 aan salaris. Die gemeente het hierdie plan met algemene stemme goedgekeur. In die kerkraad is egter deur sommige broeders besware geopper „omdat de gemeente klein en arm is en haar kerkgebouw nog niet afbetaald is." Na 'n grondige bespreking het die kerkraad besluit om dadelik uitvoering aan die plan te gee. Deur bemiddeling van ds. Goddefroy wat teen die einde van 1894 op besoek na Holland gegaan het, is ds. A. Lagerwey Wz. beroep, destyds predikant van die Ned. Hervormde Gemeente van Maassluis.

Ds. Lagerwey is reeds op 3 Februarie 1895 op Heidelberg bevestig, maar dit sou nog 'n geruime tyd neem voordat hy op Volksrust bevestig kon word. Sy werk in Heidelberg en Klerksdorp en ook Venterskroon het onmiddellik beslag op hom gelê sodat hy voor die winter van 1895 nie na Volksrust kon kom nie, en in die wintermaande het die meeste mense met hulle vee getrek. Hy het wel in Novembermaand van dieselfde jaar na Volksrust gegaan maar aangesien die konsulent, ds. Goddefroy, nie aanwesig kon wees nie, is hy nie toe bevestig nie en het alleen die gewone kerkdienste gehou en die doop bedien, maar geen nagmaal is gevier nie. Die bevestiging het eers in April 1896 plaasgevind.

Ds. Lagerwey was 'n goeie man. Sy preke was vol warmte en het van 'n opregte geloof getuig. Hy kon goed met die mense omgaan en hulle het van hom gehou. Sy koms het die gemeente moed laat skep en daar was 'n merkbare vooruitgang te bespeure. Die behoefte het selfs geblyk om die kerkgebou groter te maak, maar die gebou was nog nie heeltemaal afbetaal nie, daar het nog 'n skuld van £150 op gerus.

Ouderling A. A. Stoop het op 15 Maart 1897 aan die hand gegee om by die Regering opplikasie te maak vir 'n stuk grond in die distrik Piet Retief om dit in verband met die stoflike behoeftes van die gemeente te gebruik. Die kerkraad het hierdie wenk graag aanvaar en het in die voege 'n besluit geneem waarvan die uitvoering aan ouderling Stoop opgedra is, want hy het as oud-volksraadlid 'n sekere mate van invloed by die Re-

gering gehad. Hy het dan ook geen gras daaroor laat groei nie maar het die saak daadlik aangepak en is self na Pretoria waar hy die aanvrage persoonlik by die Uitvoerende Raad ingedien het. Die resultate was baie goed, want reeds twee weke nadat die kerkraad besluit het om die aanvrage te doen, op 30 Maart, het die Uitvoerende Raad twee plase wat in die distrik Piet Retief gelê het, aan die gemeente geskenk. Die een, Nooitgedacht, was 2779 morge groot, en die ander, Mahamba, was 1049 morge, dus saam 3828 morge. Die gemeente het hiervan 3750 morge gratis gekry en moes alleen vir 78 morge betaal asook die onkoste wat aan die oortransportering verbonde was. Dit het £57-15-0 gekos. Hierdie grond het baie vir die gemeente beteken, en die goeie resultate word tot vandag toe geniet soos ons later sal sien.

Die koms van ds. Lagerwey het, soos reeds gesê, die gemeente 'n nuwe verwagting gegee. Die groei en die vooruitgang was van die aard dat dit noodsaaklik begin word het om die kerkgebou op Volksrust groter te maak, en daar is selfs begin dink aan 'n moontlikheid om op eie bene te staan deur uit die kombinasie met Heidelberg en Klerksdorp te tree en alleen 'n predikant te beroep, miskien in kombinasie met Ermelo. Die kerkraad het dan ook op 26 Maart 1898 besluit om die kerkgebou te vergroot en die grond waar dit op staan te omhein, 'n put daarop te laat maak, waterleidings aan te lê en ander nodige verbeterings aan te bring. Ook is toe besluit om 'n pastorie te bou, dus die voorspel om 'n vaste predikant op Volksrust te kry het begin! Die boukommissie wat hierdie werk moes laat uitvoer, het uit die kerkraadslede, A. M. J. Laas en S. J. Struwig bestaan. Dit het £925 gekos en is betaal uit die bedrag van £1000 wat die verkoop van die een stuk grond Mahamba ontvang is. Met die kerkviering in November van dieselfde jaar was die werk klaar en tot voldoening van die gemeente afgelewer. Op Volksrust het daar nou 'n kerk en 'n pastorie gestaan en al wat kort gekom het was 'n predikant wat op die dorp gewoon het.

Ds. Lagerwey het dit nie meer gesien nie, want 'n paar maande van te vore is hy oorlede. Sy gesondheid was nie baie goed nie, hy het aan 'n inwendige kwaal gely en later het dit geblyk dat dit maagkanker was, en eindelik het hy besluit om na Holland te gaan vir behandeling. Op Sondag 17 Julie 1898 het hy vir die laaste maal op Heidelberg gepreek en in dieselfde week het hy vertrek, en 'n maand later, op 17 Augustus, is hy in 'n hospitaal in Den Haag oorlede. Dit was 'n slag vir die gemeente en die nuwe verwagting is daardeur vernietig. Wanneer kon nou weer 'n predikant beroep word! Ds. Spoelstra het

die kerk verlaat, ds. Lagerwey oorlede, sodat die Hervormde Kerk op daardie oomblik weer slegs drie predikante vir die hele Transvaal gehad het. Ds. C. W. du Toit is in November 1898 na Volksrust om die nagmaalsviering waar te neem, en by daardie geleentheid is hy deur die gemeente gevra om hulle as konsulent te bearbei. Hy het verklaar dat dit hom „moeielijk zal zijn om de gemeente te bedienen; maar met het oog op onze kerkelijke omstandigheden acht hij zich geroepen het aan te nemen." Die gemeente het toe nog 'n bedrag van £150 aan die weduwe van ds. Lagerwey geskenk omdat sy vrywel onversorgd agter gebly het.

Die groot gebrek aan predikante het gemaak dat die gedagte meer en meer posgevat het om in Transvaal 'n opleiding daar te stel. Ds. Jac. van Belkum was die siel van hierdie beweging. Die Regering wou 'n universiteit op Pretoria oprig en toe het die Algemene Kerkvergadering in Januarie 1899 besluit om by die op te rigte universiteit aansluiting te soek en sodoende die ideaal van 'n eie opleiding van predikante te verwesenlik. Die gemeente het in Maart 1899 besluit om die saak met vrywillige bydraes te ondersteun. Die oorlog wat in dieselfde jaar met Engeland uitgebreek het, het alles egter in die war gestuur, en dit sou nog verskillende jare neem voordat hierdie voortreflike plan van 'n eie opleiding van predikante in Transvaal verwesenlik sou word.

## Na die oorlog.

Die oorlog van 1899-1902 het ook in die Wakkerstroomse gemeente sy verwoesting aangerig. Daar het 'n algemene verarming gekom en die gemeentelede is verstrooid. Verskillende manslidmate was as krygsgevangenes oor die see gestuur terwyl die meeste vrouens en kinders in die konsentrasie kampe was. Dit het dan ook 'n hele tyd geneem voordat algar na die vrede weer op hulle woonplekke terug was, en toe dit eindelik so ver was, het die ontredderde toestand waarin die mense verkeer het, verhinder om dadelik met die organisasie-werk 'n aanvang te maak. Die toestand was in die hele Kerk baie deurmekaar. Daar was net drie predikante oor: ds. C. W. du Toit van Potchefstroom, ds. Jac. van Belkum van Rustenburg en ds. A. Murray van Ventersdorp. Ds. M. J. Goddefroy van Pretoria het eers in Augustus 1903 in sy gemeente teruggekom, sodat die hele Oostelike deel van Transvaal vir meer as 'n jaar geen enkele predikant gehad het nie. Die paar genoemde predikante wat daar nog was, moes natuurlik in die eerste plek hulle aandag

aan hulle eie gemeentes gee om eers daar enigsins orde op sake te stel, voordat hulle ander plekke kon besoek.

Dit was dan ook nie voor April 1903 dat die konsulent, ds. C. W. du Toit, na Volksrust kon gaan nie. Die toestand was uitermate treurig. Daar was slegs drie kerkraadslede aanwesig, nl. A. A. Stoop, S. J. Struwig en H. G. Stoop terwyl later die negeen-tagtig jarige ouderling D. C. Uys by gekom het. Daar kon nie eers 'n offisiële kerkraadsvergadering gehou word nie, alleen onoffisiële samesprekings het plaasgevind. In die notule staan opgeteken dat „tengevolge van den oorlog is er zooveel verwoest en de menschen zoo verarmd dat slechts weinigen zijn opgekomen." Daar kon dan ook nie 'n kerkraadsverkiesing gehou word nie. Die kerkboeke was so beskadig dat ds. du Toit alleen „met veel moeite" die notuleboek en lidmateboek kon oorskryf, terwyl die doopregister onherstelbaar was, en dus heeltemaal verlore. In Augustus 1903 het ds. du Toit die gemeente weer besoek. Die opkoms was hierdie keer net so swak. Die wintermaande het in gewone tye altyd die kleinste opkomste maar nou het daar nog bygekom dat daar in hierdie dae van armoede weinig beskutting teen die kou was en dat die mense nie rygoed gehad het nie. Tog is daar hierdie keer wel avondmaal gevier.

Ds. du Toit het nieteenstaande sy liggamelike swakheid alles vir die gemeente probeer doen wat hy kon, en in November was hy vir die derde keer na die oorlog in Volksrust. Dit was hoog nodig want die organisatoriese werk het nog stil gelê. Die opkoms was nou groter sodat 'n offisiële kerkraadsvergadering kon plaas vind en die gemeente 'n verkiesing van kerkraadslede kon hou. Die volgende persone is toe gekies en hulle het die eerste kerkraad na die oorlog uitgemaak: as ouderlinge D. C. Uys, A. A. Stoop, S. J. Struwig; en as diakens T. J. Mulder, L. P. Nortje, J. D. Coetzer en H. G. Stoop. Sy swak gesondheid het dit vir ds. du Toit onmoontlik gemaak om Wakkerstroom nog langer onder sy bearbeiding te neem, en bowedien was sy arbeidsveld in Westelik Transvaal baie uitgestrek. In April 1904 het ds. Van Belkum op sy versoek na Volksrust gegaan om die kerkviering vir hom waar te neem. Dit was meer gerieflik, want ds. Van Belkum het in Augustus 1903 Rustenburg as predikant met Heidelberg verwissel en was dus veel digter by as ds. du Toit, en daarom het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering hom teen die einde van 1904 as konsulent van Wakkerstroom benoem. Op 17 en 18 Februarie 1905 het hy die gemeente vir die eerste keer in hierdie hoedanigheid besoek, en in die kerkraadsvergadering het hy meegedeel dat hy van plan was

„volgens wet de gemeente vier maal per jaar te bezoeken, en wel de laatste Zondag van Februarie, Mei, Augustus en November." Dit was van groot betekenis vir die gemeente en dit was die eerste keer vanaf die dae van die kerkvereniging dat daar geleentheid was vir 'n kerkviering viermaal per jaar.

Met die kerkviering van November 1905 het ouderling Dirk Uys weens sy hoë ouderdom afgetree. Hy het toe een-en-negentig jaar en ruim nege maande getel! Met die stigting van die gemeente in 1861 was hy reeds as ouderling gekies en het as sulks met verskillende tussenpose gedien, en vanaf 1892 tot 1905 onafgebroke. Voor hom en na hom was daar nie iemand in Transvaal wat tot op so'n hoë ouderdom nog as kerkraadslid gedien het nie. In 1910 is hy oorlede.

Die na-oorlogse toestand het gemaak dat daar geen sprake meer was dat die gemeente binne afsienbare tyd 'n predikant kon beroep nie en daarom het die kerkraad daar geen beswaar in gesien om die kerk en pastorie gedurende enige jare gratis of te staan vir C.N.O.-skooldoeleindes, met die verstandhouding dat die skoolkommissie die gewone belastings op die geboue moes betaal. Tekenend vir die toestand van armoede wat daar geheers het is die feit, dat die skoolkommissie in 1906 die belastings byna nie meer kon betaal nie. In 1907 toe die kerkgebou nie meer langer as skool gebruik is nie, was 'n grondige reparasie nodig, wat die gemeente 'n bedrag van £100 gekos het.

Die kerkklok wat aan die gemeente deur S. J. Struwig geskenk was, is in die oorlog weggeneem en die mense moes maar daar sonder klaar kom. In 1905 is ontdek dat dit in besit van die dorpsowerheid was wat dit as markklok gebruik het. Die kerkraad het dit opgeëis maar die bevelvoerende offisier van die konstabels het geweier om dit af te gee, en toe het ds. Van Belkum aan die Koloniale Sekretaris vir teruggawe geskryf.

In hierdie moeilike tye toe die gemeente op stoflik gebied baie swaar gekry het, het die kerkraad tog die gedagte dat die kerk sy eie predikante moet oplei, gesteun en nie alleen met woorde nie maar met dade, hoe swak en gering ook al. Later toe daar 'n eie opleiding vir predikante tot stand gekom het, was Volksrust een van die warme vriende daarvan.

**Die beëindiging van die stryd oor die kerklike eiendomme.**

Die geskil met die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente oor die kerklike eiendomme wat nog altyd op die naam van die Ned. Hervormde Gemeente geregistreer was en wat dus nog altyd laasgenoemde gemeente se wettige besitting

was, maar wat deur die kerkvereniging in hande van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente geval het, was nog steeds nie opgelos nie, want dit het sinds 1897 op 'n dooie punt geraak. Die standpunt van die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. kerkraad was om aan die kerkraad van die Ned. Hervormde Gemeente £1000 as vergoeding vir die eiendomme uit te betaal, terwyl laasgenoemde slegs £500 wou hê maar dan ook met die ou kerk op Wakkerstroom en die erf waar dit opgestaan het plus vry gebruik van die kerkplein.

In 1905 is die saak weer van Hervormde kant aangeroer toe ds. Van Belkum op 13 Januarie 'n brief hieroor aan ds. D. P. Ackerman geskryf het. Laasgenoemde het op 10 Februarie aan ds. Van Belkum terug geskryf dat sy gemeente nog op die voorstel van voor die oorlog staan met die aanbieding van £1000 aan die Hervormde Gemeente. Hy het egter daar by gevoeg: „er is veel sedert dien tijd gebeurd, o.a. die vreeselijke oorlog waardoor de gemeente zeer verarmd is geworden," en gevra dat ds. Van Belkum die Hervormde Gemeente daarop moes wys, „misschien zullen onze Hervormde broeders de omstandigheden in aanmerking nemen en met een kleinere som tevreden zijn," maar as dit nie die geval was nie sou sy gemeente tog die volle bedrag uitbetaal.

Die Hervormde kerkraad het die brief van ds. Ackerman op 18 Februarie aan die gemeente vir behandeling voorgelê. Mens kry die indruk dat die gedagte om op Wakkerstroom ook nog 'n kerkplek aan te hou, heeltemaal losgelaat is. Dit is goed verstaanbaar; nie alleen dat Volksrust en Wakkerstroom baie na aan mekaar gelê het nie, maar ook omdat eersgenoemde dorp vir die gemeentelede makliker bereikbaar was en aan die spoorweg gelê het. Die gemeente het dan ook besluit om die eiendomsreg op die ou kerkgebou op Wakkerstroom wat tog al in 'n groot staat van verval was, op te gee en die £1000 te aksepteer. Ouderling H. J. Botha, diaken T. J. Mulder en gemeentelid J. J. Uys is hierop as kommissie benoem om verder in die saak te handel. Hulle het toe weer onderhandelings met die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente aangeknoop wat deur laasgenoemde verwelkom is, want die kerklike eiendomme wat hulle gebruik het was nog altyd nie hulle daadwerklike besitting nie. Die kommissie was dan reeds in staat om op 27 Mei 1905 aan die kerkraad te rapporteer dat daar met die kerkraad van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente 'n verlopige ooreenkoms getref is waarby bepaal is dat aan die Hervormde Gemeente £900 in plaas van £1000 sou uitbetaal word. Hierdie afslag van £100 was 'n tegemoetkoming aan die Ned. Herv. of Geref. Gemeente

tengevolge van die versoek vervat in die brief van ds. Ackerman. Van Hervormde kant het die kerkraad dit goedgekeur en die kommissie opdrag gegee om die saak verder af te handel. Die formaliteite het nog gesloer, maar in Mei 1906 was dit tog sover dat gemeente en kerkraad finale besluite kon neem wat om die historiese belang hier in die geheel meegedeel word :

De gemeente der Ned. Hervormde kerk van Wakkerstroom vergaderd te Volksrust op den 26 Mei 1906 gezien hebbende extract uit de notulen der gemeente van de Nederd. Hervormde of Gereformeerde kerk d.d.[1]) Februarie 1905

en daaruit gezien hebbende welke eigendommen bedoeld zijn in de voorlopige overeenkomst der beide kerken;

en gelezen hebbende de correspondentie van procureur G. Maasdorp te Volksrust en procureur Findlay te Pretoria;

en vernomen hebbende, dat ingevolge Uitvoerende Raadsbesluit Art. 289 d.d. 22 November 1875 van de voormalige Regeering der Zuid-Afrikaansche Republiek, zekere Erven No. 118, 119, 120, 121, 122 en 123, Martinus Wesselstroom aan de gemeente der Nederduitsch Hervormde Kerk van Wakkerstroom afgestaan zijn;

en verder dat het wenschelijk is, dat applicatie bij den Registrateur van akten van de Transvaal gemaakt worde voor verleening van Grondbrieven van genoemde Erven, en de gemeente gelet hebbende op het feit, dat eene notarieele overeenkomst, gedateerd 24 October 1905, voor den Notaris Francis John Hildebert Landsberg aangegaan werd tusschen de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk van Wakkerstroom en de Nederduitsch Hervormde Kerk, waarbij alle tusschen genoemde kerken bestaande disputen en kwestiën over kerkelijke eigendommen geschikt en vereffend zijn;

en bij welke Acte van Schikking overeengekomen is, dat de Nederduitsch Hervormde Kerk bovengenoemde Erven, alsook zekere plaats genaamd Burgershoop No. 245, district Wakkerstroom cedeert zooveel hare rechten daarin aangaat, en diensvolgens transporteeren zal aan de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk, in consideratie van betaling van laatst genoemde aan de Nederduitsch Hervormde Kerk van eene som van £900 in

[1]) Die dag van die maand is in die notuleboek nie goed leesbaar nie.

termen van voormeld notarieel contract en aangezien de alreeds verleende documenten niet genoegzame macht daarstellen tot het verkrygen van de grondbrieven van genoemde erven en het transporteeren dier erven en van genoemde plaats Burgershoop aan de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk, Wakkerstroom, zoo besluit

de gemeente de kerkeraad der Nederduitsch Hervormde Kerk te machtigen en te gelasten zooals zij hierbij doet:

Applicatie te maken by den Registrateur van Akten voor verleening van grondbrieven van genoemde erven, en verder den kerkeraad de noodige volmacht te verleenen, om de erven en de voornoemde plaats, ingevolge van voornoemd contract te transporteeren aan de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk van Wakkerstroom onderhevig aan de conditiën en voorwaarden in genoemd Notarieel overeenkomst vervat en alle desbetreffende stukken te teekenen voor uitvoering van dat doel.

Die kerkraad het twee dae later ter uitvoering van hierdie gemeente-besluit self die volgende besluit geneem:

De kerkeraad der Nederduitsch Hervormde Gemeente van Wakkerstroom vergaderd te Volksrust der 28en Mei 1906 besluit:

dat aangezien de kerkeraad gemachtigd is ingevolge besluit van genoemde gemeente d.d. 26 Mei 1906 om applicatie te maken bij den Registrateur van Akten van den Transvaal voor verleening van grondbrieven van Erven No. 118, 119, 120, 121, 122 en 123 Martinus Wesselstroom en verder genoemde Erven alsmede zekere plaats Burgershoop No. 245 district Wakkerstroom te transporteeren aan de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk te Wakkerstroom:

zoo worden mits dezen Jacobus van Belkum als predikant en Hendrik Gerhardus Stoop en Daniel Johannes Struwig als leden des kerkeraads gemachtigd de noodige procuraties, verklaringen en documenten te teekenen en af te leggen ter verkryging van de grondbrieven van genoemde erven: genoemde erven en plaats aan de Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente van Wakkerstroom te transporteeren in termen van zeker notarieel contract naar welke verwezen wordt in genoemd gemeente besluit.

De kerkraad machtigt genoemde Leeraar en leden verder applicatie te maken bij den Registrateur van Akten voor eene gecertificeerde kopie van het verloren Transport van de plaats Burgershoop en de noodige stukken ter verkrijgen van dat gecertificeerde document te teekenen.

Dieselfde dag nog is aan hierdie besluit uitvoering gegee, en so het die merkwaardige gebeurtenis plaasgevind dat ds. Jac. van Belkum met ouderling H. G. Stoop en diaken S. J. Struwig namens die kerkraad van die Nederduitsch Hervormde Gemeente aan die kerkraad van die Ned. Hervormde of Gereformeerde Gemeente transport gegee het van die kerkplein op Wakkerstroom en die plaas Burgershoop. En eienaardig genoeg, die erf met die pastorie waar ds. Ackerman in gewoon het, was nie in die ooreenkoms met die Ned. Herv. of Geref. Gemeente genoem nie, en het dus die besit van die Hervormde Gemeente gebly. Op aandrang van eersgenoemde kerkraad het die Hervormde kerkraad op 23 Februarie 1907 aan ds. Van Belkum, ouderling Stoop en diaken Struwig opdrag gegee om ook hiervan aan die Verenigde gemeente transport te gee, wat dan ook gedoen is.

Hierdie gebeurtenis is veelseggend. Mens kan sê dit spreek boekdele! Die outoriteite op Pretoria het dus in 1906 en in 1907 die Ned. Hervormde Gemeente as een en dieselfde gemeente beskou as wat daar voor 1885 was en wat in 1861 deur ds. Van der Hoff gestig is, en dat hierdie Ned. Hervormde Gemeente in 1906 dus die enigste regmatige eienaar van die betrokke kerklike eiendomme was, terwyl die Ned. Hervormde of Gereformeerde Gemeente van Wakkerstroom 'n nuwe liggaam was wat eers met die kerkvereniging in die lewe geroep is. Laasgenoemde het dit aanvaar en dit dus by implikasie erken. Trouens by die kerkvereniging is ook van die standpunt uitgegaan dat die Verenigde Kerk 'n nuut gestigte kerk was,[1]) en ds. D. P. Ackerman het hierdie standpunt gehandhaaf toe hy in sy openingsrede van die Synode van die Ned. Herv. of Gereformeerde Kerk op 9 Junie 1909 hierdie Kerk „de jongste in Z.-Afrika" genoem het.[2])

---

[1]) Sien o.a. die gedrukte notule van die Elfde Alg. Kerkverg. der Ned. Geref. Kerk in die Z.A.R. bls. 15-18; Zaken beslist door het Hoog-Gerechtshof der Z.A.R. in 1893, bls. 84-106.

[2]) Handelingen van de Negende Synode der Ned. Herv. of Geref. Kerk in Zuid-Afrika, bls. 106.



DS. J. J. PRINSLOO.



DS. P. W. VENTER.

## Die Laaste Jare.

Na die afhandeling van die geskille oor die kerklike eiendomme is die benaming Wakkerstroom meer en meer in onbruik geraak, en is die gemeente langsamerhand Volksrust genoem. Dit is nie die bedoeling om die geskiedenis van die laaste jare hier te behandel nie, want dit is nog vars in die geheue. Alleen 'n paar uitstaande gebeurtenisse sal genoem word waaruit gesien kan word hoe die gemeente die terugslae van die kerkvereniging en van die Driejarige Oorlog uiteindelik weer te bowe gekom het en daar 'n voortdurende vooruitgang was.

Ds. Van Belkum het tot Augustus 1910 konsulent gebly, toe die werk deur ds. J. J. Prinsloo oorgeneem is. In 1919 is weer aan die beroep van 'n eie predikant gedink, en 'n kombinasie is met Standerton aangegaan waarop ds. Prinsloo wat toe predikant van Bethal was, beroep is. Hy het dit aangeneem en is op 19 April van dieselfde jaar deur ds. Van Belkum bevestig. Sydienstyd was baie kort, want reeds in Desember het hy 'n beroep na Krugersdorp aangeneem en op 18 Januarie 1920 het hy van Volksrust afskeid geneem.



KERKGEBOU, VOLKSRUST.

Die gemeente het hierna verskillende konsulente gehad. Tydens die konsulentskap van ds. P. S. Grobler is die plaas Nooitgedacht verkoop en voor die opbrengs is 'n smaakvolle en groter kerk gebou.

In 1929 het die kerkraad sonder kombinasie met 'n ander gemeente 'n predikant beroep,[1]) en wel proponent P. W. Venter wat op 13 April deur prof. dr. B. Gemser bevestig is. Ds. Venter was na ds. Ackerman die eerste predikant wat weer in die gemeente gewoon het, want ds. Lagerwey het op Heidelberg gewoon en ds. Prinsloo op Standerton. Hy het in 1935 'n beroep na Durban aangeneem.

Die vakature het nie lank bestaan nie, want reeds in die volgende jaar het ds. A. Ras van Dullstroom 'n beroep na Volksrust aangeneem, en op 22 Augustus is hy deur ds. T. F. J. Dreyer bevestig. Tydens sy dienstyd het die gemeente 'n nuwe pastorie

---

[1]) Hier word alleen die name van die beroepe predikante genoem wat die beroep aangeneem het. Daar is verskillende beroepe uitgebring wat nie aangeneem is nie.



DS. ABR. RAS.



DS. W. VAN BERGEN.

gebou. Hy het tot September 1938 op Volksrust gebly toe hy 'n beroep na Vereeniging aangeneem het waar hy op 8 Oktober bevestig is.

Ook nou het die gemeente nie lank herderloos gebly nie. Die kerkraad het 'n beroep op proponent W. van Bergen uitgebring wat na die vertrek van ds. Ras 'n paar maande in die gemeente werksaam was. Op 2 April 1939 is hy deur prof. dr. S. P. Engelbrecht in sy amp bevestig.

Vermelding moet nog gemaak word van die feit dat ds. W. J. Kemp, predikant van Nylstroom, 'n seun van die gemeente is.

Volksrust kan met 'n rustige bearbeiding nog 'n mooi toekoms hê. Die beste verwagtings word gekoester, en die hoop uitgespreek dat hierdie gemeente as 'n ou gemeente 'n krag mag wees in die ganse kerk, 'n voorbeeld vir die jongere gemeentes.

